SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 6 JUNIE 2021

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ______________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

ZS-SOTA NUUS

TWEE JEUG NAELLOPE IN DIE VOLGENDE WEEK

en

DIE IARU GAAN VOORT MET WÊRELDRADIO-KOMMUNIKASIEKONFERENSIE 2023 VOORBEREIDINGS

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Ons begin die bulletin met nuus oor 'n stil sleutel.

Dit is met leedwese dat ons moet aankondig dat die sleutel van Percy Melville, ZS4RA op Sondag 22 Mei 2021 stil geword het. Percy het satelliet kommunikasie geniet en het gereeld met die ruimtevaarders aan boord van die MIR-ruimtestasie gepraat.

Ons betuig ons innige meegevoel met sy vrou Minnie, ZS4RB, familie en vriende.

POUSE

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

ZS-SOTA NUUS

Baie geluk aan Adele Tyler, ZS5APT, wat op Sondag 30 Mei ZS/KN-451 geaktiveer het om haar 1 000 SOTA-punte te behaal en SOTA-Bok status te behaal. Welgedaan, Adele!

Op Dinsdag 1 Junie 2021 is die ZS-SOTA punte stelsel deur SOTA MT opgedateer. Die ZS-SOTA Span bedank Simon Melhuish vir sy hulp. Besoek gerus www.sotadata.org.uk/en en kies die ZS-Vereniging onder 'Summits' om die veranderinge te sien. As jy 'n SOTA-app op jou foon het, doen asseblief 'n databasis opdatering.

BAHRAIN EN KYRGYZSTAN SLUIT AAN BY DIE IARU

Die IARU Ledeverenigings het gestem om die Bahrain Amateur Radio Vereniging (BARS) en die Amateur Radio Unie van die Kirgisiese Republiek (ARUKR) tot lidmaatskap toe te laat. BARS is op 23 Julie 2020 gestig; vanaf September was daar 15 lede uit 'n totaal van 88 gelisensieerde radioamateurs in die Koninkryk. ARUKR is op 25 Oktober 2013 gestig en vanaf Oktober 2019 was al 110 gelisensieerde amateurs in die land lid.

VERANDERING AAN DIE QSY REËL VIR NAELLOPE

Die QSY-reël vir naellope is opgedateer na die ZS3 Naelloop. Die 2021 Blouboek is na Weergawe 1.5 op 31 Mei 2021 opgedateer.

DIE HAMMIES NAELLOOP OP 13 JUNIE

Die Hammies Naelloop is 'n prettige aktiwiteit om kontak tussen Hammies en radio amateurs in Suider-Afrikaanse lande te bevorder, met die klem op ZU-stasies en vind plaas op Sondag 13 Junie 2021 van 14:00 tot 15:00 UTC (16:00 tot 17:00 SAT). Die uitruiling is ‘n RS verslag en provinsiale afkorting, DX vir alle stasies buite Suid-Afrika en die QSY-reëls vir Naellope is van toepassing. Dit is 'n foon kompetisie op die 40 meter-band.

QSOs met stasies in dieselfde ZS-streek is 1 punt werd en QSOs met stasies in ander ZS-streke of DX-stasies is 2 punte werd. QSOs met die Hammies ARK, ZS2ZU, ZS3ZU, ZS4ZU, ZS5ZU, ZS6ZU of enige ander Hammies ARK wat geregistreer is, is 5 punte werd. QSOs met enige ZU-stasie is 3 punte werd en QSOs tussen ZU-stasies is 5 punte werd. Logstate in ADIF-, Cabrillo- of MS Excel-formaat, moet om 23:59 SAT op Vrydag 18 Junie 2021 ingedien word per e-pos na Chairman@zs6zu.org.za of zr6dx@iafrica.com

Jy luister na  nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

DIE SARL JEUG NAELLOOP OP 16 JUNIE

Dit is 'n prettige aktiwiteit om die Jeug te vier en om kontak tussen jong radio amateurs in Suider-Afrikaanse lande te bevorder. Roep 'CQ Youth Sprint!' Die eerste skof vind plaas van 12:00 tot 13:00 UTC (14:00 tot 15:00 SAT) op Woensdag 16 Junie 2021. Die uitruiling is 'n RS of RST verslag en die ouderdom van die operateur, die QSY-reëls vir Naellope is van toepassing .

Dit is 'n GG en foon naelloop op die 40-meter band. QSOs tussen stasies in die ouderdomsgroep 26 en jonger is 5 punte werd, terwyl QSOs tussen stasies in die onder 26-groep en meer as 26-groep 2 punte werd is. QSOs tussen stasies in die ouderdomsgroep 27 en ouer is 1 punt werd. Stuur jou logstaat in ADIF, Cabrillo of MS Excel-sigblad teen 23:59 SAT op Maandag 21 Junie 2021 per e-pos na zs3vdk@webmail.co.za. Die ouderdom van die operateur moet op die opsommingsblad aangedui word.

DIE IARU GAAN VOORT MET WÊRELDRADIO-KOMMUNIKASIEKONFERENSIE 2023 VOORBEREIDINGS

Barry Lewis, G4SJH, voorsitter van die IARU Streek 1 Spektrum Sake, berig dat

die pogings voortgaan om die belange van amateur radio te verdedig tydens voorbereidings deur CEPT, die Europese Konferensie van Pos- en Telekommunikasie-Administrasies vir die Wêreldradio-kommunikasiekonferensie 2023 (WRC-23). Die Internasionale Telekommunikasie-unie (ITU) borg die WRC.

Die IARU het op 21 Mei met CEPT streeks-telekommunikasie-organisasies (RTO's) saamgewerk tydens die derde vergadering van die Konferensie Voorbereidings Groep (CPG). Die CPG is die moeder groep in CEPT wat toesig hou oor die ontwikkeling van die CEPT referate vir elke WRC-23-agendapunt en die vordering van individuele projek spanne onder die CPG-sambreel beoordeel. IARU het die ooreengekome voorlopige IARU-posisies voorgelê vir agendapunte wat amateur radio kan raak. IARU se algemene doel is om die toewysings aan die amateurs- en amateur-satelliet dienste in die mede- en aangrensende frekwensiebande binne die bestek van elke agendapunt te beskerm. CEPT-referate bevat 'n spesifieke afdeling waarin die menings van al die erkende internasionale en streeksorganisasies geplaas kan word en IARU se sienings is nou in hierdie afdeling van die konsep brief vir elke agendapunt van belang.

Die vergadering het ook aanbiedings van ander Streek 1-RTO's, sowel as organisasies van Streek 2 en 3 oor hul voorbereidings, gehoor. Hierdie aanbiedings en die konsepte van die CEPT-vergaderings dokument is beskikbaar op die CEPT-webwerf. Die IARU-spektrum- en regulerings skakelkomitee (SRLC) is steeds aktief in al die CEPT-projek spanne wat besig is met die voorbereiding van die WRC.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan wees. Tans is daar twee sonvlekgroepe sigbaar en daar word geringe C-klas sonfakkelaktiwiteit verwag. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van een vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral met sonsopkoms en laatmiddag goeie DX openinge op die 15 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

13 Junie – die Hammies Naelloop

14 Junie - Wesrand vergadering

15 Junie - PEARS en Grens ARK-vergaderings

16 Junie – Jeug Dag en die SARL Jeug Naelloop

17 Junie – Wêreld QRP Dag

19 Junie – die SARL 40 m Ruitvierkant Naelloop

19 en 20 Junie – die Alle Asiaties GG Kompetisie

20 Junie – Vadersdag

21 tot 25 Junie - die SARL Top Band QSO partytjie

26 tot 27 Junie - die ARRL-Velddag

1 Julie - Registrasie vir die Oktober RAE open

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Baie geluk aan Adele Tyler, ZS5APT, wat op Sondag 30 Mei ZS/KN-451 geaktiveer het om haar 1 000 SOTA-punte te behaal en SOTA-Bok status te behaal. Welgedaan, Adele!

Op Dinsdag 1 Junie 2021 is die ZS-SOTA punte stelsel deur SOTA MT opgedateer. Dateer die databasis van jou SOTA-app op.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die ’news inbox’ skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na ”Amateur Radio Today.” Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. ’n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur ’n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na ’n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saam gestel deur Dennis Green, ZR6BP, geredigeer deur Vivian Dold, ZS6VD en gelees deur ........., ..........................

Van die nuus span, die beste wense vir die week vorentoe.